29

# PSALM 29


Prys die He - re, he - me - lin - ge.


Hy ver - skyn in al sy mag.


Prys die Heer van al - le din - ge,


buig jul neer voor sy ge - sag.

2.

Hy, bewerker van die donder,

praat deur onweer hard en luid,

en tot op die waters onder

klink sy stem vol majesteit.

3.

God se stem laat blitse lewe;

daarmee kloof Hy seders oop.

Hy laat die woestyne bewe,

berge gaan voor Hom op loop.

4.
Wilde bokke laat Hy opruk,

Hy jaag hulle uitmekaar;

God se stem kan bosse kaal pluk,

kaal gestroop van bas en blaar.

5.

Bo die waters is sy woning.

Almal eer Hom met ontsag.

Ewig heers Hy as die Koning.

Vrede vind sy volk, en krag.